# Bly by my, Heer, terwyl die skemer daal












2

My lewensdag begin alreeds te kwyn;

sy vreugde en sy glans is aan verdwyn;

die tyd laat niks hier onveranderd bly -

o Heer wat nooit verander, bly my by!

3

U wat ons nooit verlaat nie, goeie Heer,

weet om met swakke mense te verkeer.

Gaan pyn en lyding soms bo my verstand,

weet ek U hou, onwrikbaar, nog my hand.

4

U bystand is so kosbaar elke uur;

deur u genade leer ek leed verduur.

Waar is daar ooit 'n beter lig te kry?

U Gees bly immer ons onfeilbaar by.

5

Gou daag die lig; die nuwe aarde bly

van alle sonde, dood en smarte vry!

Dood, wie sou skrik?

Graf, wat sou my laat beef?

My toekoms is gewis, want Jesus leef!